# Leer ons U vertrou, o Here

517

Leer ons U ver- trou, o He - re,

leer ons lé - we U ter e - re,

leer ons re - ken op u krag,

leer ons sing selfs in die nag,

in die nag,

leer ons sing, selfs in die nag.

517

2

Leer ons hoop in moeilikhede
en U dank in ons gebede,
voor U leef met stil ontsag;
gee ons vreugde elke dag,
elke dag,
gee ons vreugde elke dag.

3

Leer ons om ons nie te kwel nie
of oor môre te ontstel nie.
Ons is, Heer, aan U verbind -
maak ons rustig soos 'n kind,
soos 'n kind,
maak ons rustig soos 'n kind.